*Oorgedruk uit Tydskrif vir Wetenskap en Kuns, Bd.* 2, *tweede aflewering,* 12 *Des.* 1941.

# DIE MERKWAARDIGSTE VERSKYNSEL IN DIE HEBREEUSE TAAL EN SY VERKLARING.

*deur*

PROF. DR. B. GEMSER.

*Daar die drukker weens die oorlogstoestand geen letter met 'n horisontale strepie op kan kry nie, is hierdie letter in kursief gedrukte woorde deur gewone letters weergegee.*

Die monumentale grammatiese werk van Friedrich Eduard König (1), wat in sy drie dele van meer as 2000 bladsye 'n uitnemende kritiese behandeling van die Hebreeuse spraakverskynsels gee, begin met ses redes te noem waarom die studie van die Hebreeuse taal so belangrik is. Die eerste is dat ons hier te doen het met 'n taaltak wat soveel verskil van die Indo-Germaanse, dat dit ons tot vergelyking dring, daardeur die skerpsinnigheid oefen en die eienaardighede van ons eie moedertaal des te beter leer deursien en liefhê. König is hom natuurlik daarvan bewus dat die studie van ander tale as Hebreeus ook hierdie nut kan meebring en merk dan ook beskeidenlik op dat die Hebreeuse taal dus deel het aan die nut wat elke taal as formele beskawingsmiddel verskaf. In die tweede plek bied die studie van Hebreeus ons volgens König 'n insig in die geeskrag en in die kultuurtrap van die Hebreërs, vir sover hulle in grammatika en leksikon tot uiting kom. En as sodanig noem hy die Hebreeuse taal dan 'n materiële beskawingsmiddel.

Wat König hier in enigsins ouderwets wydlopige bewoordinge tot uitdrukking bring, is ten eerste, die bevreemding wat elkeen oorval by die bestudering van die Hebreeuse taal, en ten tweede, die belangstelling wat die verdere beoefening van die taal opwek as 'n mens probeer om jou rekenskap te gee van die denkprosesse en voorstellingsvorme van diegene wat in hierdie merkwaardige taalvorm hulle gedagtes en gevoelens vir mekaar geuit het. Die vreemde mag tenslotte daartoe lei om die eie lief te hê of meer lief te kry, daar is tog ook 'n groot bekoring juis in die vreemde.

Daar is baie merkwaardige verskynsels in Hebreeus. Die taal is ryk aan keelklanke waarvan daar minstens vyf voorkom, wat dan ook van groot invloed is op die vokalisasie. Daar kan dus verwag word dat die uitspreek van keelklanke min

moeilikheid gee vir die Hebreeuse spraakorgane. Tog is dit in Hebreeus onmoontlik om 'n keelklank te verdubbel: waar verbuiging of vervoeging of woordvorming verdubbeling sou vereis, word òf die voorafgaande vokaal by wyse van kompensasie verleng, of die vokaal bly kort en die verdubbeling bly eenvoudig uit. Dit is een van die kenmerkende verskille tussen Hebreeus en die sterk aanverwante taal Arabies, waar die selfs groter aantal keelklanke sonder moeite verdubbel word. Dit skyn dus of die keelklanke vir die Hebreeuse spraakorgane tog moeiliker was dan wat dit op die eerste gesig lyk. Hierdie feit word nader bevestig deur die moeilikheid wat die Hebreër blykbaar ondervind het om die oorgang te maak van 'n i-, e-, o-, en u-klank, veral in hul lang vorm, na verskillende keelklanke. As dit vanweë hul natuurlike lengte onmoontlik is om hierdie vokale te vervang deur 'n a-vokaal, wat blykbaar as homogeen met die keelklanke aangevoel word, dan word tussen die lang î-, ê-, ô-, en û- vokaal en die daaropvolgende keelklank 'n kort a ingevoeg om die oorgang te vergemaklik. Ook dit is 'n moeilikheid wat in Arabies nie gevoel word nie. Die Hebreër sê nie *gabôh* nie maar *gabôah* nie *rûh* nie maar *rûah*, nie *sîh* nie maar *sîah* ens.

Merkwaardig is in Hebreeus die geweldige krag van die klemtoon. As dit waar is wat Theod. H. Robinson in sy voorsittersrede tot die Engelse Genootskap vir * die studie van die Ou Testament in Desember 1927 gesê het, "dat die musiek en ritme van 'n taal grotendeels berus op die krag van sy aksentuasie", dan is Hebreeus seker een van die musikaalste tale van die wêreld. In hierdie welsprekende redevoering verklaar die skrywer (2): Geen taal het ooit so 'n oorweldigende klemtoonkrag besit as Hebreeus nie. Die klemtoon domineer die gehele woord, kontroleer die gehele vokalisasie en is die primêre faktor in die veranderinge deur verbuiging of vervoeging. Staande aan die end of so naby as moontlik by die end van die woord, som dit in homself al die krag van die konsepsie op, dra dit die gehele gewig van die idee. 'n Hebreeuse woord of woordgroep is 'n reeks van klanke wat opvoer tot en sy kulminasiepunt vind in die beklemtoonde lettergreep. En die invloed van die klemtoon reik terug oor die hele groep klanke wat die konsepsie uitdruk. Al die klanke, op 'n enkele onwillige na, moet toegee aan die eise van die klemtoon, aan die natuurlike kragritme van die Hebreeuse taal. Robinson gebruik dan die pragtige beeldspraak waarin hy die Hebreeuse sin vergelyk met die branders, die golwe aan die kus, wat mekaar haastig volg totdat hulle, deur die vlak strand teengehou in hul vaart, omkrul en na 'n oomblik van stil spanning met geweld neerdreun.

So sterk is die druk aan die end van 'n sin of groter sinsdeel, dat allerlei veranderinge in die vokalisasie hiervan die gevolg is. Die laaste woord van 'n sin of groter sinsdeel, wat volgens die grammatikale term *in pausa* staan, ondergaan sowel wat die kwaliteit as wat die kwantiteit van die vokale betref en selfs wat die plek van die klemtoon aangaan merkwaardige veranderinge. Kort vokale word verleng,

deur verbuiging of vervoeging verlore vokale word herstel, klemtoonverskuiwinge word weer ongedaan gemaak, lang e-vokale word dikwels tot a, lang e-, a- en i-vokale somtyds tot è, 'n enkele maal ook lang o tot lang a (dus oor die algemeen 'n neiging tot meer oop vokale). Veel van hierdie veranderinge in die slotwoord, die klemtoonwoord van die sin of sinsdeel mag toegeskryf word aan die later gebruik van die Hebreeuse tekste as heilige tekste by godsdienstige samekomste (1, dl. II, bl. 522; 3, bl. 162), maar 'n groot deel daarvan sal tog myns insiens aan die lewende spraak ontleen wees en dit het dan ook aan die voorstanders van die „liturgiese" verklaring van die merk waardige *pausa*-verskynsel nie geluk nie om die resitatiewe voordrag vir al hierdie veranderinge aanspraaklik te stel.

Baie vreemd is, vir wie uit die Indo-Germaanse taalwêreld kom, die genetief-konstruksie in Hebreeus. In Grieks, Latyn, Duits, Nederlands is ons daaraan gewoon om by woorde in genetief-verband die *nomen rectum* die verandering te sien ondergaan: *logos basileos, verbum regis, Wort des Königs, woord des konings.* In Hebreeus juis andersom: hier bly die *nomen rectum* heeltemal ongewysig, dis die *regens* wat die lydende party is, hy word namelik tot sy kortst moontlike vorm gereduseer. Die benaminge *regens* en *rectum* pas eintlik vir die Hebreeuse taalgevoel glad nie. „Woord" in die Hebreeus is *dabár*, „die koning" *hammèlek*, „die woord van die koning" is *debar hammèlek* met verkorting van die oorspronklike twee lang a's tot stomme e en kort a en met volkome verlies van die klemtoon van die *regens*: in die genetief-konstruksie word die twee woorde tot een klemtooneenheid met al die druk op die laaste woord van die twee.

Die merkwaardigste verskynsel van die Hebreeuse taal lê egter op die gebied van die werkwoord en wel in die *consecutio temporum.* Om die verskynsel goed te verstaan moet ons eers enige begrip hê van die Hebreeuse „tempora". Die Hebreeus ken eintlik nie „tempora" nie. Daar is twee hoofvorme van die werkwoord wat gewoonlik met die name *Perfectum* en *Imperfectum* benoem word, maar by die gebruik van hierdie terme moet ons ons losmaak van die daarmee in die Indo-Germaanse tale verbonde tydsbegrip. Ons kan die name in die Hebreeuse grammatika alleen gebruik in die letterlike betekenis van die woord: die *Perfectum* vir die voltooide handeling, die *Imperfectum* vir die onvoltooide. Maar of daardie voltooide of onvoltooide handeling in die verlede, hede of toekoms gedink word, word deur die vorm self nie tot uitdrukking gebring nie; dis alleen uit die teksverband dat dit kan blyk. In die klassieke behandeling van die Hebreeuse werkwoordsleer deur S. R. Driver (4), van 1883 tot 1914 Regius professor in Hebreeus in Oxford, sê die skrywer tereg dat dit beter sou wees om in die Hebreeuse grammatika nie van „tye" te praat nie maar liewer van „wyse" („moods"), was dit nie dat die Hebreeus tog ook reeds modale vorme soos Indikatief, Imperatief en selfs 'n „vermanende wys" of Kohortatief en „bevelende wys" of Jussief onderskei. Hebreeus, sê Driver, onderskei geen *orde* van tyd nie maar wel *soort* van tyd; sy vernaamste

werkwoordsvorme gryp en gee uitdrukking aan 'n spesiale fase van 'n handeling, nl. of die handeling voltooi is, dan wel of dit nie voltooi is nie, in die laaste geval dus beginnend of besig om te geskied of vóórtdurend of enige andere *nuance* van onvoltooide handeling. Persoonlik sou ek liewer die onderskeiding maak tussen *tyd* van handeling en *soort* van handeling. Driver wys daar tereg op dat die naam *Imperfectum* selfs in sy etimologiese betekenis geneem nie heeltemal passend is nie, want dit dui striktgenome nie die primêre kenmerk van hierdie werkwoordsvorm aan nie, maar 'n afgeleide. Die vernaamste kenmerk van die handeling wat deur die Hebreeuse *Imperfectum* aangedui word, is nie die omvoltooid wees daarvan nie, maar die gebeure van die handeling of die gebeurende handeling, terwyl die Hebreeuse *Perfectum* die „gebeur het" van die handeling of die gebeurde handeling te kenne gee, wel te verstaan sonder enige bygedagte aan verlede, hede of toekoms.

Die vernaamste verskil in vorm tussen die Hebreeuse *Perfectum* en *Imperfectum* is dat by die *Perfectum* die persoonsaanduidinge aan die end staan, dus agter die werkwoordstam, by die *Imperfectum* vernaamlik aan die begin, dus voor die werkwoordstam: die idee „agtervolg" word in Hebreeus deur die drie konsonante r-d-f uitgedruk, „jy het agtervolg" is *radáfta* met *ta* as persoonsuitgang, „jy was, of is agtervolgende of sal agtervolg" is *tirdof* met *ti* as persoons preformatief.

Om 'n juister benaming vir die Hebreeuse sogenaamde *Imperfectum* in te voer, het reeds Fr. Böttcher (5) die naam *Fiens* voorgestel. Hoewel hierdie term nie ingang gevind het nie, wil ek om verwarring met die uit die Indo -Germaansche taalwetenskap so vertroude tydvorm te voorkom, in die vervolg die Böttcherse term gebruik, wat tog ook inderdaad die wese van die Hebreeuse vorm beter tot uitdrukking bring. Vir wat gewoonlik die *Perfectum* genoem word, gebruik ek dan die naam *Factum*, hoewel hierdie benaming, virsover my bekend, nooit voorgestel is nie en 'n nuwe benaming inplaas van *Perfectum* ook nie so nodig is nie. Tog kan dit help om die verskynsel beter aan te voel.

Wat nou die *consecutio temporum* betref: Hebreeus is, soos die Semitiese tale in die algemeen, arm aan voegwoorde. Uit die lees van die Ou-Testament in vertaling is ons reeds daarmee vertroud. Byna elke „teksvers" begin met die woordjie „en". Die Afrikaanse vertaling het hierdie Hebraisme op menige plek weggewerk en vervang deur onderskikking van sinne, wat ongetwyfeld vir die moderne leser aangenamer lees, maar wat natuurlik aan die koloriet van die teks afbreuk doen. In Hebreeus word sowel woorde as sinne deurgaans verbind deur die *copula*, wat bestaan uit die medeklinker *w* wat deur een of ander klinker met die volgende woord tot een geheel verbind word. Die mees gebruiklike vorm is *we* (met stomme e), maar *wa*, *wa*, *wè*, *we*, *wî*, *wo* en *wû* kom ook meer of minder dikwels voor. Die Hebreeuse benaming vir die medeklinker *w* is *waw*; ons kan dus sê dat die *Waw copulativum* die vernaamste woordverbinder in Hebreeus is.

Die uiters merkwaardige verskynsel doen hom nou voor dat as 'n verhaal of rede in Hebreeus begin met die werkwoordsvorm vir die voltooide handeling, die *Factum*, dit voortgesit word deur die verbindings-*waw* met die werkwoordsvorm vir die onvoltooide handeling, die *Fiens*, en omgekeerd. Die vorm van die verbindings-*waw* is voor die *Factum* gewoonlik *we* (met stomme e), voor die *Fiens* egter *wa* (met kort a) met so moontlik verdubbeling van die eersvolgende medeklinker (die eerste letter dus van die *Fiens*-vorm); kan die eerste medeklinker van die *Fiens* nie verdubbel word nie, dan lui die verbindings-*waw* *wa* (met lang a). Hierby kom dan nog die verskynsel van klemtoonverskuiwing: By *Factum*-vorme word deur die aanhegting van die verbindings-*waw* die klemtoon gewoonlik (hoewel nie by al die persoonsvorme nie) verskuif na die end van die woord, terwyl by *Fiens*-vorme in baie gevalle, veral by die meer onreëlmatige, sogenaamde swak werkwoorde, die klemtoon juis van die endlettergreep na die voorlaaste verskuif: met ander woorde, by die *Factum* vind daar 'n verskuiwing vorentoe, by die *Fiens* 'n verskuiwing agtertoe plaas.

Voorbeelde is talryk. Reeds op die eerste bladsy van die Hebreeuse Bybel kry ons hulle. „In die begin het God die hemel en die aarde geskape" (*bara*, *Factum*); wat volg is 'n beskrywende tussensin wat buite die *consecutio temporum* staan; daarna gaan die verhaal voort: „en God het gesê (*wajjomer*, *Waw-Fiens*): Laat daar lig wees! en daar was lig" (*wajehî*, *Waw-Fiens*). Die hele verdere verhaal in Genesis I word dan vertel in die *Waw-Fiens*-vorm behalwe waar daar bevele van God vermeld word, wat in die met die *Fiens* verwante Jussief staan. En hier het ons dan bv. in die 14de vers 'n goeie voorbeeld van die omgekeerde volgorde: waar die sin begin met die onvoltooide handeling van 'n bevelsinhoud, word dit voortgesit deur *Waw* met 'n *Factum*-vorm: „Laat daar ligte aan die uitspansel wees (*jehî*, Jussief-*Fiens*) en laat hulle dien *wehajû*, *Waw-Factum*) as tekens van vaste tye ens."

'n Paar voorbeelde uit Genesis 3: „Die slang was listiger as al die diere van die veld wat die HERE God gemaak het" (beide „was" en „gemaak het" in die *Factum*). „En hy het gesê vir die vrou" ens. („het gesê" *wajjomer*, in die *Waw-Fiens*; dis opmerklik dat die Afrikaanse vertaling hier vertaal: „En hy sê", wat eintlik beter is, maar wat dan ook in Genesis I gedurig so moes vertaal geword het: hier is 'n inkonsekwensie). Die teenoorgestelde *consecutio* tref ons bv. in vs. 18 aan: „Ook sal dit vir jou dorings en distels voortbring (*tasmîah*, *Fiens*) en jy sal die plante van die veld eet (*we'akalta*, *Waw-Factum*)". In die oorspronkelike is die verskynsel hier des te treffender, omdat die twee werkwoordsvorme vlak by mekaar staan. Hoe skerp die Hebreër buite die *Waw*-konneksie die aard van die *Factum* en *Fiens* aangevoel het, blyk uit die begin van die tweede hoofstuk, waar in die 5de en 6de vers die toestand van die aarde (as van 'n droë klimaatgebied) as volg beskryf word: daar was nog geen plantegroei want „God het nie laat reën (*Factum*)

?= adām?



op aarde nie, maar 'n mis het opgetrek uit die aarde" („het opgetrek" in die *Fiens* om die gedurige aan te dui, dus eintlik moes die vertaling lui „was gedurig optrekkende"). Hierop volg dan weer direk die vreemde *consecutio temporum* as die *Fiens* „was optrekkende" voortgesit word met 'n *Waw-Factum* „en die hele aarde bevogtig", wat ook die gedurige tot uitdrukking bring.

Hierdie merkwaardige verskynsel het altyd bevreemding gewek. Driver spreek op bl. vi van sy genoemde werk tereg van „the potent but mysterious Waw". Die moeilikheid van sy verklaring blyk reeds uit die baie name wat die verskynsel ontvang het. Die ou Joodse grammatici noem hom die *waw hippûk*, d.i. „waw van omkering", 'n benaming wat wil uitdruk dat hierdie *Waw* die vermoë het om die betekenis van die werkwoordsvorm omtekeer: Onder sy Latynse weergawe: *Waw conversivum* het die Joodse benaming in die ouere Hebreeuse grammatikas ingang gevind. (J. Hehn, Festschrift Budde, 1920, stel voor *inversivum*, vgl. Bergsträsser (3), Verbum §8*a*.) Na 'n duisendjarige heerskappy is hierdie benaming veral deur Böttcher hewig aangeval, en uit die meeste moderne grammatikas het dit verdwyn. Die benaming is ook wel wat te formeel, sê niks oor die eintlike funksie van die *Waw* in die sinverband nie, en is insover onjuis, dat dit nie die omkering van die betekenis *bewerk* nie, maar *aanwys*. In hierdie laaste betekenis opgevat, is die benaming, soos König (1, dl. I, bl. 162 onder kleine letter) opmerk, nie so sleg nie. Tog gebruik hy self die benaming wat deur Böttcher reeds in 1827 voorgestel is en sedert G. H. A. Ewald (6) algemeen ingang gevind het: *Waw consecutivum*. Hierdie benaming verdien ongetwyfeld die voorkeur, ook bo dié wat die skerpsinnige exegeet uit die 19de eeu, F. Hitzig, probeer invoer het: *Waw relativum*, hoewel ook hierdie naam reeds beter is as die tradisionele *Waw conversivum*. Inderdaad druk hierdie „potent and mysterious Waw" 'n innige betrekking uit tussen die twee daardeur verbonde handelinge of gebeurtenisse, 'n betrekking van andere aard as die gewone *Waw copulativum*, wat geen aksentverskuiwing veroorsaak nie. Maar aangesien deur hierdie verbinding vernaamlik 'n voortgang, 'n temporele of logiese maar in elk geval 'n voortgang aangedui word, is die naam *Waw consecutivum* inderdaad 'n gelukkige vonds. Of die naam deur Hans Bauer (7) in 1910 voorgestel: *Waw conservativum*, die paal sal haal, is nog nie na te gaan nie. In die werk wat hy twaalf jaar later in samewerking met Pontus Leander uitgegee het (8), 'n boek wat in baie opsigte nuwe weë gaan en nie vir nuwe terme terugdeins nie, kom die nuwe benaming nie voor nie. Tog word daarvoor in 1936 'n lans gebreek in die interessante studie van G. R. Driver, seun van die vroeër genoemde (9). Op bl. 96 sê hy nl.: „The new name may be accepted as a convenient and appropriate designation of this archaic Hebrew term". Hierdie nuutste benaming wil aandui dat deur hierdie *Waw* 'n ou betekenis van die Hebreeuse *Fiens*, wat in die gewone prosa verlore gegaan het, bewaar gebly het: Die *Waw* het deur sy misterieuse krag die ou betekenis gekonserveer. Om hierdie bewering te verstaan wil ons nou die

verskillende verklaringe nagaan wat die merkwaardigste verskynsel van die Hebreeuse taal in die laaste vyftig jaar ontvang het.

S. R. Driver, dus Driver senior, beskou die verskynsel in samehang met die Hebreeuse styl wat hy besonderlik in die poëtiese en profetiese styl tot uiting sien kom. 'n Eienaardigheid van die Hebreeuse styl is die gemak en snelheid waarmee 'n skrywer sy standpunt verander; die een oomblik spreek hy van 'n gebeure as nog in die ver toekoms geleë, die ander oonblik beskryf hy dit as reeds aanwesig vir sy oog. Hy doel hier op die sogenaamde *Perfectum propheticum*, aan elke Bybelleser welbekend. As die profeet Jesaja die geboorte van die verwagte ideaal-koning (wat ons volgens na-outestamentiese spraakgebruik gewoon is die Messias te noem) aankondig, dan sê hy (Jes. 9):

„Die volk wat in duisternis wandel, het 'n groot lig gesien;
die wat woon in die land van doodskaduwee, oor hulle het 'n lig geskyn.
„Want 'n Kind is vir ons gebore, 'n Seun is aan ons gegee;
en die heerskappy is op sy skouer, en Hy word genoem:
Wonderbare Raadsman, Sterke God, Ewige Vader, Vredevors."

Eers aan die end van die profesie blyk dat dit 'n toekomssang is, as die profeet eindig met:

„Die ywer van die HERE van die leërskare sal dit doen" (vs. 6).

In die bekende Psalm 23 staan al die werkwoorde in die *Fiens*, wat in die Afrikaanse vertaling gedeeltelik deur die *Futurum* vertaal word: „Niks sal my ontbreek nie" (vs. 1), „Ek sal geen onheil vrees nie" (vs. 4), „Net goedheid en guns sal my volg" (vs. 6), gedeeltelik deur die *Praesens*: „Hy laat my neerlê in groen weivelde: Na waters waar rus is, lei Hy my heen. Hy verkwik my siel; Hy lei my in die spore van geregtigheid" (vs. 2 en 3); „Want U is met my: U stok en U staf, dié vertroos my" (vs. 4), „U berei die tafel voor my aangesig" (vs. 5). Daar is tussen al hierdie *Fiens*-vorme net een *Factum* nl. in die tweede reël van vs. 5: „U maak my hoof vet met olie", wat die Afrikaanse vertaling ook met *Praesens* weergee. Hier verskyn die tweede karakteristiek wat Driver by die Hebreeuse styl opmerk, nl. liefde vir verskeidenheid en lewendigheid. So gou as die suiwere prosastyl verlaat word, wissel die skrywer wat homself nou nie meer tevrede stel met 'n reeks bv. van *Perfecta*, sy taal soseer af dat dit spot met elke poging om dit in 'n Westerse taal weer te gee: elke onderdeel kan hy aangryp en met 'n eie karakter beklee, en so bied hy vir sy lesers „A picture of surpassing brilliancy and life". (4, bl. 5). Reeds in sy voorwoord wys Driver op die merkwaardigheid dat, terwyl mens sou verwag dat die so geringe aantal van slegs twee „tempora" die taal moeilik hanteerbaar sou maak, hierdie „tempora" so behendig gehanteer word, dat die onophoudelike variasie van *tempus* instede van 'n oorsaak van verwarring te word, vir die deskundige leser 'n mees effektiewe en expressiewe uitdrukkingsmiddel blyk te wees (4, bl. V).

Afgesien van hierdie algemene agtergrond van die Hebreeuse styl soos hy in die afwisselende gebruik van die twee „tempora" tot uiting kom, verklaar Driver die *Waw*-vorme met hulle klemtoonverskuiwing en skynbare omkering van die gangbare betekenis as volg. Die *Fiens* beskryf die handeling as „nascent" of „incipient". Volgende op 'n *Factum* en daarmee verbonde deur die sterk *Waw* met sy verdubbeling van die beginletter van die *Fiens* en terugwerping van die klemtoon, verteenwoordig hierdie *Waw-Fiens* die handeling as die voortsetting of ontwikkeling van die voorafgaande *Factum*. In 'n sinnetjie soos: „Hy het gekom en gesê", wat in Hebreeus deur 'n *Factum* en 'n *Waw-Fiens*-vorm uitgedruk word, beteken die *Waw-Fiens* eintlik nie: „en hy het gesê" nie, maar „en hy het voortgegaan met sy handeling deur te sê". In die omgekeerde geval, as die sin begin met 'n *Fiens*, dus 'n onvoltooide of toekomstige handeling, wat voortgesit word deur die *Waw-Factum*, verklaar Driver hierdie *we* as 'n soort demonstratiewe partiekeltjie, met die betekenis van „dan" of „so"; die *we* doen dus diens as 'n aandagtrekker, wat sê: pas op, wat nou volg, het alleen betrekking op die moontlike verwerkeliking van wat die voorafgaande *Fiens* uitdruk: Die verskuiwing van die klemtoon vorentoe sou dan tegelyk wys in die rigting van die nog onvoltooide van die handeling. „Jy sal gaan (*Fiens*) en val (*Waw-Factum*)" sou in sy Hebreeuse taalkleed dus beteken: „Jy sal gaan en kyk, daar het jy geval". Inderdaad kry ons so'n *Waw-Factum* ook wel na voorwaardelike sinne, soos: „as jy gaan, dan sal jy val" of volgens Hebreeuse manier van uitdruk: „As jy gaan, dan (tree die toestand in) jy het geval".

Driver sou sy verklaring aanneemliker gemaak het as hy die beide *Waw*, dié van die *Waw-Fiens* en dié van die *Waw-Factum*, duideliker langs mekaar gestel het. As die *Waw* van die *Waw-Factum* 'n aandagstrekker is, dan seker nog meer dié van die *Waw-Fiens*, wat 'n baie sterker, voller uitspraak het en baie meer veranderinge in die werkwoordsvorm teweegbring as die *Waw* van die *Waw-Factum*. Ek sou die sinnetjie: „Hy het gekom en gesê" na die Hebreeuse taalgevoel liewer weergee deur: „Hy het gekom en kyk daar sê hy", netsoos die omgekeerde: „Jy sal gaan en val" deur: „Jy sal gaan en kyk, daar het jy geval". So opgevat word bv. die skeppingsverhaal in Genesis I baie lewendig: „In die begin het God die hemel en die aarde geskape . . . en daar sê Hy: Laat daar lig wees! En daar is lig. En God sien die lig dat dit goed is, en God maak skeiding tussen die lig en die duisternis. En God noem die lig dag en die duisternis het Hy nag genoem (hier staan die *Factum*). En dit is aand en dit is môre, dag een." Soos reeds opgemerk het die Afrikaanse vertaler in Genesis 3 hierdie manier van weergawe van die Hebreeuse „tempora" gekies: Ek weet nie of dit bewus of onbewus gebeur het nie. Dáár is vertaal: „Die slang was listiger ens. En hy sê vir die vrou ens. En die vrou antwoord die slang ens. Toe sê die slang vir die vrou ens." Eienaardig inkonsekwent word dan in vs. 8 in *Perfectum* vertaal: „En hulle het die stem van die HERE God gehoor ens.; en die mens en sy vrou het hulle verberg ens." Egter in vs. 9–15 word

weer die beter weergawe, nl. in die *Praesens*, gebruik. Die ander *consecutio, Fiens* gevolg deur *Waw-Factum*, wat ons bv. in Gen. 3 : 18 aangetref het: „Dit sal vir jou doring en distels voortbring en jy sal die plante van die veld eet" sou na Hebreeuse taalbesef volgens Driver se verklaring weergegee moet word deur „Dit sal vir jou dorings en distels voortbring en kyk, daar het jy die plante van die veld geëet." Natuurlik sou deur so'n vertaling die Hebreeuse spraakgebruik oorbeklemtoon word. En natuurlik het die Hebreër die afwisseling van tye nie so skerp aangevoel in die loop van die gesprek, rede of verhaal nie. Maar dit gaan hier om 'n redelike verklaring van die moontlike ontstaan van so'n merkwaardige verskynsel.

König se opvatting verskil nie veel van die van Driver senior nie. Driver het die verskyning van König se „Lehrgebäude" se eerste band nog vermeld in 'n voetnoot. Die ander twee dele, wat die verskynsel uitvoeriger behandel, het later verskyn. Die aksentverskuiwing by die *Waw*-vorme verklaar König presies soos Driver (1, Dl. 1, bl. 155 en 162; Dl. 2, bl. 519). Die eintlike sin van die verskynsel behandel König in die derde deel, die Syntax, hoofstuk 34 (1, Dl. III, bl. 508-531) onder die opskrif: *Die emphatisch-copulative Satzverbindung*. In teenstelling met die verbinding van kopulatiewe omstandigheidssinne wat in seker opsig beskou kan word as die toestand van 'n gebeure te skilder en deur die gewone, swakker *Waw*, die *Waw copulativum* verbind word, bring die *Waw consecutivum* iets nuuts in die verloop daarvan. Die sinne met *Waw consecutivum* „markiren eine neue Etappe im Verlaufe des Geschehens". Die onderskeie gebruik van hierdie twee soorte van kopulatiewe sinne dra, volgens König, daartoe by om „die hebräische Satzfolge zu einem Abbild des rhythmischen Wechsels von Stilstand und Bewegung zu machen, aus denen das Leben selbst sich zusammensetzt." Die *Waw*-vorme verteenwoordig die positiewe funksie van die daardeur ingeleide sinne, wat hierin bestaan, dat aan 'n moment van die „Darstellung" 'n verbale uitspraak uitwendig so sterk en innig vasgeknoop word, dat hy daardeur ook as 'n ideële *Annexum*, d.w.s. as konsekwensie gekenmerk word. König meen dat hy hierdie soort van sinsverbinding, dié wat deur die *Waw consecutivum* daargestel word, die beste kan noem: Die emfaties-kopulatiewe sinsverbinding. Afwisseling, lewendigheid, die ritme van die lewe, emfase by innige verbinding, dit alles verteenwoordig dieselfde gedagtekompleks as waaruit Driver die verskynsel probeer te verstaan.

Die groot standaard-grammatika wat in hande van die meeste meergevorderde studente van Hebreeus is, dra die naam van Wilhelm Gesenius, van 1810–1842 Professor in die Teologie te Halle. Sy *Hebräische Grammatik*, vir die eerste maal in 1813 verskyn het 28 herdrukke beleef waarvan die 22ste tot 28ste bewerk is deur Prof. E. Kautzsch. Die 28ste oplaag het in 1909 verskyn, 'n Engelse bewerking deur A. E. Cowley in 1910. In die voetnoot by §112*b*, „Anmerkung" I van 10 erken die skrywers dat so gou as mens afsien van die naïewe opvatting van die *Waw* as 'n *conversivum* en probeer om by die verklaring van die *Waw-tempora* aan die

grondkarakter van die *tempora* as *Perfectum* en *Imperfectum* vastehou, 'n eintlike verklaring van hierdie hele verskynsel moeilik te gee is. In die „Anmerkung" self word nogtans 'n poging gewaag as gesê word dat die afwisseling van die *Perfectum* met die *Imperfectum* en omgekeerd 'n sekere vergoeding („Ersatz") bied vir die gebrek aan *tempus*- en *modus*-vorme, maar dat dit ook aan die Hebreeuse styl die bekoring verleen van 'n belangrike geleding („den Reiz einer bedeutsamen Gliederung"), waar die sopas nog in voortgang begrepe handeling (*Imperf.*) gou-gou in die *Perfectum* tot rustige en vaste afsluiting geraak, en omgekeerd. Ook hier dus die verklaring: Variasie, afwisseling, geleding, lewendigheid.

'n Nuwe geluid laat die jongste bewerking van Gesenius se standaardwerk van die hand van G. Bergsträsser hoor. Ongelukkig het die verskyning van hierdie 29ste uitgaaf 'n lydensgeskiedenis geword. Reeds in 1913 onderneem, het tengevolge van die vorige groot oorlog en na-oorlogse toestande die eerste gedeelte: Inleiding, Skrif- en Klankleer eers in 1918 verskyn, 'n tweede gedeelte, wat nog slegs 'n deel van die werkwoord behandel in 1926. Gelukkig kom hierin egter ons vraagstuk ter sprake en wel in §§ 1 i en 3 (geheel). Die nuwe geluid wat hier gehoor word is eintlik te danke aan die bekende deskundige op die gebied van die Afrikaanse inboorlingtale, Carl Meinhof (11, bl. 18–20, en elders). Die nuwe gesigspunt waaruit die Hebreeuse *tempora*-leer hier beskou word, is die van *polariteit*. Meinhof het opgemerk dat as in Somali 'n selfstandige naamwoord in die enkelvoud manlik is, dit in die meervoud vroulik word en omgekeerd. En as in Ful 'n woord in die enkelvoud tot die persoonklas behoort en met 'n eksplosief begin, dan begin dit in die meervoud met 'n frikatief; insgelyks as die woord in die enkelvoud tot die saakklas behoort en met 'n frikatief begin, dan begin dit in die meervoud met 'n eksplosief. In dieselfde Ful-taal het die *augmentativa* in die enkelvoud 'n nasale *prefix*, in die meervoud 'n eksplosiewe beginklank, egter die *deminutiva* het in die ènkelvoud 'n eksplosiewe beginklank, in die meervoud 'n nasale *prefix*. Die reël is dus dat as A onder bepaalde omstandighede tot B word, dan word B onder dieselfde omstandighede tot A. Meinhof het hiervoor die term polariteit gekies uit die wêreld van die fisika. Die magneet het 'n positiewe pool (A) en 'n negatiewe pool (B). As nou deur 'n sterkere magneet die positiewe pool negatief word, dus A tot B, dan word gelyktydig die negatiewe pool positief, dus B tot A. Ook op die gebied van die werkwoord geld in die Hamitiese tale volgens Meinhof die polariteit; so word om ontkenning uit te druk werkwoordsvorme gebruik teenoorgesteld aan die wat toegepas word om bevestiging uit te druk. En in die Berbertale word 'n verhalende *Perfectum* voortgesit deur 'n *Imperfectum*.

Oor die Hamitiese tale is ek onbevoeg om te oordeel. Maar in Hebreeus sou mens inderdaad verskillende verskynsels ook buite die gebied van die werkwoord vanuit die gesigspunt van polariteit kan beskou. Bergsträsser wys reeds op die verskynsel dat somtyds manlike enkelvoude 'n vroulike meervoud het en omgekeerd

('ab „vader", meervoud 'abot, 'isjsja „vrou", meervoud *nasjim*). Hy kon daar ook op gewys het dat ons by die telwoord die merkwaardige verskynsel kry dat terwyl by die getalle 1, 2 en 11–20 getal en bybehorende selfstandige naamwoord in geslag ooreenkom, by die getalle 3–10 getal en bybehorende selfstandige naamwoord in die teenoorgestelde geslagsvorm staan, dus by 'n manlike selfstandige naamwoord die vroulike vorm van die getal en by 'n vroulike selfstandige naamwoord die manlike vorm van die getal. As mens die ingewikkelde redeneringe lees waarmee totdusver geprobeer is om hierdie verskynsel te verklaar en daarna die toorwoord polariteit verneem, is dit of hier waarlik die sleutel van die raaisel gevind is. Ook in die getalle 13-20 self kom polariteit voor insover die vroulike vorm van die eenheid (3, 4 ens.) by die manlike vorm vir 10 staan en omgekeerd.

By die Hebreeuse werkwoord kan volgens Bergsträsser polariteit reeds in die vokalisasie ontdek word. By 'n *Perfectum* met stamvokaal i behoort 'n *Imperfectum* met stamvokaal a en omgekeerd. Selfs skyn daar polariteit tussen die stamvokaal van die *Perfectum* en die vokaal van die persoonselement van die *Imperfectum* te bestaan: by 'n *Perfectum katil* kry ons 'n *Imperfectum jiktal*, terwyl by die ouer *Imperfectum jaktil* (of *jaktul*) 'n jongere *Perfectum katal* ontstaan het (3, bl. 13; in die laaste geval is die polariteit nie volkome deurgevoer nie). Uit polariteit wil Bergsträsser ook die verskynsel verklaar dat wanneer daar 'n negatief-partiekel tussen die *Waw* en die konsekutiewe werkwoord kom, die *consecutio*-verskynsels agterweë bly, sodat ons dan die afwisseling *Imperfektum consecutivum* en genegeerde *Perfectum* en omgekeerd kry. In hierdie lig wil Bergsträsser dan ook ons vraagstuk, die van die afwisseling *Factum*, *Waw-Fiens* en *Fiens*, *Waw-Factum* beskou sien. Hier is wat Bergsträsser 'n „Tauschbewegung" noem, die verskynsel dat vormgroepe en grammatiese kategorieë dikwels „eine antithetische Gliederung in Gegensatzparen" vertoon.

Die jongste behandeling van ons probleem wat my onder die oë gekom het is van die hand van G. R. Driver, Lektor in die vergelykende Semitiese Filologie te Oxford, wat 'n besonder interessante studie van die ontstaan en betekenis van die Hebreeuse verbale verskynsels gegee het (9). In hierdie werk van XII plus 165 bladsye bestry hy die opvatting van sy vader op verskillende punte. Treffend is in hierdie verband dat teenoor die titelblad die pragtige spreuk uit die Spreuke van Jesus Sirach gedruk staan: „Die eer van 'n man is die eer van sy vader." In hoofstuk IX word die „Hebrew Consecutive Constructions" behandel. Sy eerste beswaar gaan teen die verklaring van die besondere klemtoon van die *Waw-Fiens* en *Waw-Factum*-vorme. Hy meen dat die opvatting van die terugtrekking van die klemtoon as siende op die voorafgaande *Factum*, dus op die verlede, en die vorentoeverskuiwing as siende op die toekoms 'n suiwer oppervlakkige observasie is, wat die verskynsel nie verklaar nie. Dat die swaarte van die *Waw* by die *Fiens* miskien oorsaak van die terugval van die aksent kan wees, ag hy moontlik, maar dat die

*we* by die *Factum consecutivum* die krag van 'n aandag trekkende „kyk daar" het en die verskuiwing van die klemtoon vorentoe veroorsaak het, skyn hom 'n geforseerde verklaring. Hy het ook beswaar teen die aanvoer van twee verskillende verklaringe vir wat in die grond slegs twee aspekte van een en dieselfde verskynsel is. Bowendien laat die ou opvatting volgens Driver junior die verskil in die vorm van die *Waw* by die twee „tempora" onverklaard. Hy ontken verder die betekenis van die *Fiens* as weergawe van 'n handeling wat „nascent" of „emergent" is (sy mening dat elke handeling ditsy hy onvoltooid of voltooid is, in een of ander opsig „nascent" of „emergent" is, nl. voortgekom het uit sekere voorafgaande toestande, is m.i. nie oortuigend nie).

Driver junior erken wel 'n sekere polariteit by die vokalisering van die werkwoord, maar meen dat dit nie die oorsaak van die vokaalverskeidenheid is nie, dog slegs 'n resultaat, en beskou polariteit in hierdie geval slegs as 'n geskikte term vir die beskrywing van die verskynsel (bl. 45). Meermale spreek hy ook in verband met ander verskynsels op die gebied van werkwoordsvorme van „love of variety" (bl. 129, 130) of lewendigheid („vividness") as moontlike grond van 'n verskynsel (bl. 130, 131, 136, 145), maar hy wil dit nie laat geld by die verklaring van ons probleem nie. Dit mag onredelik lyk, maar dit hang same met sy hele teorie aangaande die ontstaan van die Hebreeuse „tempora". En in hierdie teorie het hy inderdaad 'n indrukwekkende poging gedoen tot verklaring van baie probleme, 'n poging wat gestaaf word deur 'n groot materiaal-versameling uit die hele gebied van die Semitistiek en veral uit die Babilonies-Assiriese taalgebied. Ons vermeld hier uiteraard alleen wat direk op die verklaring van ons probleem betrekking het.

Driver se nuwe beskouing oor die *consecutivum*-vorme kom hier op neer dat die *Waw*-vorme reste is van 'n ouer *tempora*-gebruik: die *Waw* het by hierdie vorme 'n bewarende, 'n konserverende invloed uitgeoefen. Die *Waw-Fiens* is res van 'n ou *Praeteritum*-betekenis van die *Fiens*, die *Waw-Factum* res van 'n ou betekenis van die *Factum*, nl. die van primitiewe, enigste en algemene verbaalvorm vir enige handeling of toestand sonder enige tydsvoorstelling, wat hom dan in Hebreeus in die *Waw*-konneksie tot uitdrukking vir onvoltooide en toekomstige handeling kon ontwikkel. In die Ou-testamentiese Hebreeus het die vrye *Fiens* tot *tempus* van die onvoltooide handeling geword en die vrye *Factum* tot *tempus* van die voltooide handeling, die *Fiens* gewoonlik met bygedagte van *Praesens* en *Futurum*, die *Factum* vernaamlik met bygedagte van verlede tyd. Maar die ou betekenisse het daarnaas voortgeleef onder beskerming van die *Waw*.

Die vernaamste argumente waarop hierdie beskouing steun is die volgende drie. Ten eerste is die *Waw*-vorme wel 'n kenmerkende verskynsel van die Ou-testamentiese Hebreeus, maar daar is gevalle van dieselfde aard ook in ander Semitiese tale. In die enigste dokument in die taal van Moab, die stele van koning Mesa uit die tyd van Achab van Israel, word die *Waw*-vorme presies so gebruik as in die O.T. In

die Ou-Arameese opskrifte kom hulle baie selde voor, tog is daar in die opskrif van koning Zakir van Hamat naby Aleppo, uit die 9de eeu, 'n enkele geval (9, bl. 120; Harris, 12, bl. 40, noem die taal van hierdie opskrif Aramees-Kanaänities). In die Ou-Foenisiese tekste is die *Waw-Fiens* heeltemal onbekend, egter in drie Puniese offerlyste is drie gevalle gevind van die *Waw-Factum* (12, bl. 39), blykbaar argaïsmes. In die Suid-Semities van die Mineese opskrifte kom eweëens die *Waw-Factum* voor (1, Dl. III, bl. 510). 'n Paar gevalle is gevind in die Samaritaanse lesing van die Pentateuch, moontlik onder invloed van Hebreeus (4, bl. 71; ook 1). Hierdie vèr verspreide en tegelyk seldsame voorkome buite die Hebreeus van die O.T. skyn daarop te wys dat ons met 'n oer- of altans baie oue Semitiese verskynsel te doen het, wat in die meeste Semitiese tale in onbruik geraak het en alleen in Hebreeus tot groot ontwikkeling gekom het; egter ook weer slegs tydelik, want in die jonger boeke van die O.T., soos Prediker, verdwyn dit weer en in die na-Bybelse en moderne Hebreeus het dit geheel uitgesterf.

Die tweede argument vir Driver junior se mening dat die *Waw*-vorme argaïsmes is, ontleen hy aan die gebruik veral van die *Fiens* in idiomatiese uitdrukkinge en in die poësie. Na die voegwoord „toe" (*'az*) word uitsluitend die *Fiens* (of soos Driver dit noem die *Imperfectum*) gebruik, hoewel ons die *Factum* verwag. Na die voegwoorde „voordat" (*tèrem*) en „totdat" (*'ad*) is eweëens die *Fiens* die mees gebruiklike vorm. Maar veral die merkwaardige verskynsel dat in die poësie die *Fiens* en die *Factum* eenvoudig sonder verskil in betekenis vir mekaar gebruik kan word en die *Fiens* menigmaal staan waar ons 'n verlede tyd verwag, voer volgens Driver die ou verklaring *ad absurdum*. Hy wys bv. op die teks Jes. 51 : 2: „Aanskou Abraham, julle vader, en Sara wat julle gebaar het", waar „gebaar het" in die *Fiens* staan. Hier kan mens tog nie die *Fiens* verklaar as „Sara, wat voortgegaan het om jou te baar" nie (bl. 87). Elders wys Driver op die bekende woord van Job (3 : 2): „Mag die dag vergaan waarop ek gebore is, en die nag wat gesê het: 'n Seun is ontvang!" Hier staan „gesê het" en „is ontvang" soos te verwagte in die *Factum*, maar wonderlikerwys „gebore is" in die *Fiens*, terwyl in die verwante woord van Jeremia (20 : 14): „Vervloek is die dag waarop ek gebore is: Laat die dag waarop my moeder my gebaar het, nie geseënd wees nie", behoorlik die *Factum* staan. Hierbo (bl. 0) het ek reeds gewys op die eienaardige ene *Factum* tussen al die *Fiens*-vorme in Ps. 23. Telkens as mens in die poësie van die Ou Testament lees, ontmoet mens sulke gevalle. So bv. in Ps. 103 : 7: „Hy het aan Moses sy weë bekend gemaak, aan die kinders van Israel sy dade", waar onverwags „hy het bekend gemaak" in die *Fiens* staan. In Job 38 : 4 en 5: „Waar was jy toe Ek die aarde gegrond het? Gee dit te kenne as jy insig het. Wie het sy afmetinge bepaal? — Jy weet dit mos!" staan „insig het" in die *Factum*, en „weet" in die *Fiens*, albei vorme van dieselfde werkwoord in Hebreeus. Driver wil wel erken dat die gebruik van die *Factum* in profesieë, die sgn. *Perfectum propheticum*, die sekerheid mag

uitdruk waarmee die profeet sy toekomsbeeld skilder, maar daar is ook verskillende gevalle in die prosa waar van profetiese sekerheid of behoefte aan lewendigheid geen sprake is nie en tog die *Factum* gebruik word waar die *Fiens* verwag sou word. So meen hy dan dat die oorsprong van hierdie ongewone *Factum*-gebruik elders lê. Hy verwys ook na Arabies waar ons na bepaalde negatief-partiekels die *Fiens*-vorm inplaas van die verwagte *Factum* kry, en omgekeerd in wense soos: „Mag Allah hom barmhartig wees!" die *Factum*.

Die derde argument ontleen Driver aan 'n vergelyking met Akkádies (dit is die korter versamelnaam vir die taal van Babilonië en Assirië). Trouens sy hele nuwe kyk op die ontwikkeling van die Hebreeuse verbale sisteem het gegroei uit 'n ondersoek van Akkádies soos hy op bl. 1 verklaar. In Akkádies is die verbale vorm wat die meeste ooreenkoms met die Hebreeuse *Fiens* vertoon die sogenaamde *Praeteritum*. Dit is netsoos die *Fiens* 'n „tempus" met persoonspreformatiewe, die vokale kom baie ooreen en die klemtoon lê op die preformatief, netsoos by die *Waw-Fiens* in sy meer oorspronkelike vorme in Hebreeus. Wel het die vrye *Fiens* in Hebreeus nie meer die *Praeteritum*-betekenis nie, maar dit kan 'n later ontwikkeling wees: die ou *Praeteritum*-betekenis van die *Fiens* het voortgeleef in die *Waw-Fiens*-vorme onder beskerming van die „potent and mysterious Waw" wat nou nog wel „potent" maar nie meer so „mysterious" sou blyk te wees nie. In die *Waw-Fiens* is dan ook die ou beklemtoning bewaar, terwyl die vrye *Fiens* die gebruiklike Hebreeuse *ultima*-beklemtoning oorgeneem het. Driver het bewus by sy bewysvoering geen gebruik gemaak van die jongsontdekte Semitiese taal, dié wat deur die opgrawinge van Ras-Shamra aan die kus van Noord-Sirië teenoor Siprus bekend geword het, en wat na die ou naam van die opgegrawe stad Ugarit tans Ugarities genoem word. In Mei 1929 het die eerste gelukkige vonds van 'n hele biblioteek van kleitafeltjies plaas gevind. Die skrif was spykerskrif, maar van 'n totaal onbekende soort. Reeds in 1930 het dit aan een Duitse en twee Franse geleerdes geluk om aan die spykerskrif sy geheim te ontworstel, en het dit geblyk dat ons hier vir die eerste maal 'n *alfabet* in spykerskrif aantref en dat die taal baie verwant is met Foenisies en Hebreeus, 'n Proto-Foenisies. Die meeste tekste is uit die 14de eeu v. Chr. afkomstig. Hoewel daar nog baie onsekerheid is by die vertaling van die tekste en die skrif die vokale nie weergee nie, waardeur dus die klemtoon moeilik vasgestel kan word, is tog wel soveel heeltemal duidelik, dat in die Ugarities 'n preformatief-*tempus*, wat dus ooreenkom met die Hebreeuse *Fiens* en die Akkádiese *Praeteritum* (egter het die Akkádies ook 'n *Praesens* met preformatiewe), die gebruiklike verhalende *tempus* was. Omdat die Ras-Shamratekste vernaamlik met behulp van Hebreeus ontsyfer is, wil Driver hulle nie gebruik om lig te werp op onopgeloste probleme van die Hebreeuse werkwoord nie. Montgomery en Harris (13, bl. 25) merk op dat die presiese funksie van die sgn. *Imperfectum* hier nog problematies is en dat daar 'n paar *Perfecta* in die tekste verskyn, maar dat die *Imperfectum* as die

verhalende *tempus* gebruik word, terwyl slegs 'n paar *Imperfectum*-vorme futuriese betekenis het. Hier word dus, sê hulle, 'n baie primitiewe gebruik van die *Inperfectum* (of *Fiens*) gevind, wat sy pendant het in die Bybelse Hebreeus, spesiaal in die ouere poësie en wat goeie hulp kan verleen by die oplossing van die probleme van die Hebreeuse werkwoord. Dieselfde Harris herhaal in 1936 (12, bl. 39 en 40) hierdie opvatting en voeg daarby dat daar van die *Imperf.* met *Waw Consecutivum* (ons *Waw-Fiens*) geen voorbeelde is nie (die geval waar R. Dussaud (14, bl. 53) na verwys, lyk my nie goed gekies nie, waar dit 'n *Waw* met *Imperf.* in prekatiewe sin is). Die betekenis van die Ras-Shamratekste vir ons probleem is dus, virsover dit op die huidige stadium van die ondersoek te sê is, dat ons hier 'n Wes-Semitiese taal het uit 'n periode voor die Bybelse Hebreeus waar die *Imperfectum* (*Fiens*) as verhalende tydsvorm in gebruik is netsoos die *Praeteritum* van die nog ouer Oos-Semitiese Akkádies. Dit beteken wel 'n baie sterke bevestiging van Driver se hipotese insake die Hebreeuse *Imperfectum*.

Wat die *Waw-Factum* of *Perfectum consecutivum* betref, is Driver se bewysvoering m.i. nie so oortuigend nie. Hy vergelyk die Hebreeuse *Perfectum* met die Akkádiese Permansief, 'n werkwoordsvorm wat netsoos die Hebr. *Perfect.* persoonsuitgange of afformatiewe het en die betekenis het van 'n *Participium Perfecti* soos in Latyn: *oppidum situm* (*est* of *erat*). Hierdie vorm wat in Akkádies volgens Driver oorspronkelik enige handeling of toestand in enige tydsperiode kan aandui, het hom in Hebreeus tot vorm vir 'n voltooide handeling en dus vernaamlik vir 'n handeling in die verlede ontwikkel: maar in die *Waw-Perfectum* wat in die Hebreeuse sin die voortsetting van die *Fiens* is, het die vroeëre wyere betekenis voortgeleef. Driver wil dit veral bewys in verband met die klemtoon. Wat vroeër die verskuiwing vorentoe van die klemtoon by die *Waw-Factum* genoem is, dus die *ultima*-aksent, beskou Driver as oorblyfsel van die beklemtoning soos in die Akkádiese Permansief. Virsover ek kan nagaan lê egter die klemtoon by die Akkádiese Permansief op die voorlaaste lettergreep, by die Hebreeuse *Waw-Factum* op die laaste met 'n byklemtoon op die derdelaaste lettergreep. Dit lyk ook asof Driver aan die Akkádiese Permansief 'n baie groter betekenisveld toeken as wat die meeste Babiloniste wil toegee.

Selfs die verskil in die vorm van die *Waw* by die *Fiens* en die *Factum* probeer Driver uit Akkádies te verduidelik. Die verbindingspartiekel by die Akkádiese *Praeteritum* is 'n enklitiese *-ma*, by die Permansief as meer nominale vorm netsoos by *nomina* in Akkádies *û*. In Hebreeus is dit by die *Fiens* die sterk *wa* met navolgende konsonantverdubbeling en by die *Factum we* netsoos die gewone *copula* tussen *nomina* e.d. Of ons egter die enklitiese Akkádiese *-ma* en die proklitiese Hebreeuse *wa* met mekaar in genetiese verband mag sien, is twyfelagtig.

Driver junior het ongetwyfeld in die diskussie oor die *Waw*-vorme in Hebreeus elemente gebring wat alle aandag verdien. Tog kan ek nie die juigtoon van Prof.

D. Winton Thomas byval nie wat in 'n oriënterende artikel oor die taal van die Ou-Testament skryf: „There is at least available an explanation of this construction which carries conviction" (15, bl. 379). Behalwe die reeds by die uiteensetting van Driver se argumente genoemde besware, sou ek nog dit wil opmerk. Ongetwyfeld kom die *Waw*-vorme in konsekutiewe betekenis 'n enkele maal buitekant die Hebreeuse taalgebied voor; maar of die voorkome menigvuldig genoeg is om hierdie verskynsel as algemeen Semities en as 'n argaïsme in Hebreeus te beskou, is m.i. twyfelagtig. Die duidelike voorkome in die ene Moabitiese dokument het weinig bewyskrag aangesien Moab Palestynse grensgebied was.

Wat betref die vrye gebruik van die *Fiens* en *Factum* in die Hebreeuse poësie, kan gevra word of digters nie, behalwe dat hulle menigmaal argaïstiese vorme lewendig hou of weer in gebruik herstel, eweseer taalskeppers is nie en ons dus juis by hulle nuwe taalvorme mag verwag. Bowedien is die „digterlike vryheid" 'n so erkende privilege van die poëte, dat dit maar moeilik gaan om aan hulle spraakgebruik argumente vir die ouderdom van taalvorme te ontleen in so 'n algemene sin as wat Driver blykbaar wil doen. Volgens sy metode het die digters van die Ou-Testament sonder nawysbare rede die *Fiens* en die *Factum* deur mekaar in die argaïstiese en in die vir hulle tyd gangbare, nuwe betekenis gebruik, wat dus 'n viervoudige deurmekaarboerdery sou wees. Moet ons nie veeleer veronderstel dat 'n digter fyner gevoel vir die nuanses van taalvorme het as die pratende mensdom in die algemeen nie? Die voorbeelde uit Driver se bewysvoering hierbo aangehaal is nie so moeilik te verklaar as Driver dit voorstel nie. Baie van sy moeilikhede word m.i. opgelos deur uit te gaan nie van die *Imperfectum*-betekenis nie maar van die *Fiens*-betekenis.

Dat na die voegwoord „toe" die *Fiens* gebruik word is nie so vreemd nie gesien vanuit die gesigspunt van die lewendige voorstelling van die gebeure. By „voordat" en „totdat" is dit amper vanselfsprekend dat nie die *Factum* gebruik word nie; die voegwoorde self verteenwoordig die gedagte van 'n nog nie gebeur het van die handeling nie. In Jes. 51 : 2 staan „Abraham julle vader" en „Sara wat julle gebaar het" parallel; „wat julle gebaar het" is 'n ander uitdrukking vir „julle moeder". Die moederskap van Sara ten opsigte van Israel is 'n blywende, voortdurende saak; dis dus gladnie so vreemd dat die digter-profeet hier 'n *Fiens*-vorm gebruik nie. Dit het my bowedien opgeval dat hier netsoos in die volgende voorbeeld, dié uit Job 3 : 3, die relatiefpartiekel ontbreek; m.a.w. die uitdrukking word eintlik nie as 'n sinnetjie maar as 'n begripseenheid beskou. As Job sê: „die dag waarop ek gebore is" dan bedoel hy wat ons sou noem „my geboortedag"; sulke samegestelde uitdrukkings kom in Hebreeus nie voor nie, maar is dit so vreemd om in die uitdrukking vir geboortedag die „geboorte" deur 'n *Fiens* weer te gee? In Jeremia 20 : 14 word in byna gelykluidende bewoordinge die *Factum* gebruik, maar hier staan die relatiefpartikel, waardeur veelmeer die indruk van 'n sinnetjie wat 'n afgelope gebeure beskryf, geskep word. In Psalm 103 : 7, waar ekself op gewys

het, staan die *Fiens* as vervolg van 'n hele reeks *Participia*, wat Gods dade en eienskappe loof; dan word Hy in vs. 7 geprys as wat aan Moses sy weë bekend gemaak het, maar die nadruk val hier nie op die verlede, of voltooide van die handeling nie, eerder op die voortduur van die werking en seën van daardie handeling vir Israel tot die dag van die digter toe. Eintlik druk ook hier 'n verbaal-*nomen* die beste die bedoeling van die digter uit. Hy loof God as die bekendmaker van sy weë vir Moses en die kinders van Israel. Selfs sou mens die *Fiens* kan weergee met: Hy wou. So sal dit seker in 'n baie groot aantal, so nie in verreweg die meeste gevalle moontlik wees om 'n redelike grond aan te gee vir die keus deur die digter van een van beide „tempora", 'n grond ontleen aan die wese van die betreffende *tempus* en aan die konteks.

Driver senior het in 'n ander verband reeds opgemerk, dat die ontdekking van die oorsprong van 'n grammatikale vorm seer seker van die hoogste waarde is vir die vergelykende filoloog; maar dat dit nie noodsaaklikerwys nuwe lig werp op die betekenis wat deur die vorm in die gebruik, in die praktyk gedra word nie, veral wanneer die periode van ontstaan van die vorm lange tyd voorafgaan aan die waarin die voorbeelde van sy gebruik in werkelikheid voorkom (4, bl. 10). Is dit nie of die vader 'n voorgevoel gehad het van die wyse waarop sy seun eenmaal met hom in geleerde diskussie sou tree nie? Het Driver junior nie te veel bly staan by die formele kwessie van die historiese ontstaan van die twee *Fiens*- en *Factum*-vorme nie, en die daaropvolgende vraag onbeantwoord gelaat: Wat het daardie vorme in die Hebreeuse spraakgebruik van die Ou-Testamentiese periode in die praktyk beteken en uitgedruk? Amper sou mens hier terugdink aan die onderskeiding van König aan die begin van hierdie studie genoem, dié tussen die taal as formele en as materiële beskawingsmiddel. Daar is tog wel gevaar dat by 'n al te juigende aanvaarding van Driver junior se hipotese versuim gaan word om te probeer die fynhede van die Hebreeuse idioom en veral van die Hebreeuse digterlike vormgebruik aan te voel. Die literator mag hom nie deur die filoloog laat verdring nie.

Skugter wil ek hier 'n gedagte noem wat by my opgekom het in die oorpeinsing van die merkwaardigste verskynsel van die Hebreeuse taal. Die groot Nederlandse kultuurhistorikus Professor J. Huizinga van die Leidse Universiteit het die wêreld in 1938 verryk met 'n magistrale boek oor die spel-element in die kultuur. In hierdie wonderryke en boeiende studie wys Huizinga op die geweldige rol wat die spel, die agonale of ludieke element, gespeel het en in baie opsigte nog speel in allerlei vorme van menslike samelewing en gedraginge en uitinge. In regspraak en godsdiens, in wysheidsbeoefening en literatuur, in wysbegeerte en kuns het die spel, die behoefte om iets te speel, en om sig so eensdeels aan die dagelikse, nugtere werkelikheid te onttrek, andersyds met erns sig aan die spelreëls te hou en van die spel 'n ander werkelikheid te maak, allerhande vorme van menslike kultuuruitinge geskep. Die gedagtes van die boek laat iemand nie meer los nie as hy dit gelees het, of laat ek liewer

sê, nie soseer die gedagtes nie as wel die visie van die boek. Wat ek baie graag in die boek ook behandel sou gesien het is die spel-element in die taal. As inderdaad die spel so'n lewensbehoefte van die mensheid is dat dit vorme van regspraak, mites en kultushandelinge in die godsdiens, raaisels en spreuke en wedkampe op die gebied van die wysheid, beeldspraak en personifikasie in poësie, begrippespel in die wysbegeerte en so menigvuldige vorme van allerlei kunste geskep het en nog skep, dan moet dit byna wel so wees, dat die spel ook in die taal 'n rol gespeel het en nog speel wat groter is as wat mens vermoed. „De dichtertaal is een speeltaal" sê Huizinga (16, bl. IX en 190 v.). „Zoals de raadselwedstryd wijsheid voortbrengt, zoo baart het poëtische spel het schoone woord. Beide worden beheerscht door een stelsel van spelregels, beiden veronderstellen een kring van ingewijden . . . Alle taal is uitdrukking in beelden. De kloof tusschen bestaan en verstaan kan slechts worden overbrugd doordat de vonk der verbeelding overspringt. . . . Terwijl nu de taal van het gewone leven, als practisch en algemeen gangbaar instrument, het beeldkarakter van alle bewoording voortdurend doet afslijten, en een schijnbaar strikt logische zelfstandigheid aanneemt, blijft de poëzie het beeldend karakter der taal opzettelijk cultiveeren."

Sou die wisseling van „tempora" by die Hebreeuse digter ook nie vanuit die oogpunt van spel gesien mag word nie? En sou selfs die *Waw*-vorme in die prosa met hulle merkwaardige ruiling van betekenis van die „tempora" nie in verband kan staan met 'n spelneiging, nie van 'n enkele digter nie, maar van die spraakmakende volk? Is die polariteitsverskynsel deur Meinhof ontdek, nie ook 'n uiting van hierdie magtige behoefte by die mens nie? Wat eers spel was, word later, eintlik reeds tydens die spel self, erns: in alle geval het die spel sy reëls wat ernstig geneem word. Is volksetimologie nie 'n soort spel met uitdrukkinge en veral met eiename nie? Die Ou-Testament is vol van volksetimologieë. In hoever hier bewuste spel met klanke was en in hoever dit ernstig bedoel is en uit gedeeltelike onkunde aangaande die regte afleiding en betekenis van die woord voortkom, is dikwels moeilik na te gaan. Ongetwyfeld sit daar veel meer volkshumor in die Ou-Testamentiese naamsverklaringe as wat gewoonlik aangeneem word. As die naam Babel in Genesis 11 met die Hebreeuse stam *balal* „deur mekaar roer, vermeng" verklaar word inplaas van as „Poort van die gode". „Hemelpoort", is dit dan nie 'n opsetlike spel met die welbekende naam van die ou hoogheilige stad, die Rome van die ou Ooste, met die bedoeling om daaraan die glans te ontneem? Seker spot die profeet in Jer. 46 : 17 as hy die naam van die Farao Hofra, wat virsover ek kan nagaan in Egipties beteken: „Die hart van Rê rus", in verband bring met die Hebreeuse woord vir „laat verbygaan" en die naam van Sy Majesteit verklaar as „Geraas wat sy tyd laat verbygaan het". Ook oorspronklik Hebreeuse name word opsetlik misverstaan, soos wanneer die naam Jacob wat in die Semitiese nomenklatuur beteken „Hy (nl. God) beloon" in ooreenstemming met 'n gelykluidende stam verklaar word

as „Hy (nl. die kind), wat die hakskeen vashou". So is daar 'n kostelike woordspel in die geskiedenis van Jakob aan die Jabbok, waar hy worstel (in die Hebreeus is worstel *'abak*) met die geheimsinnige verskyning. Ons kan ons voorstel hoe sulke vertellings geniet is deur die hoorders om die kampvuur of in die stadspoorte as dit deur die knap Hebreeuse vertellers met smaak voorgedra is.

Spreekwoorde en spreuke verteenwoordig die spel-element baie sterk. Mens struikel in die Hebreeuse Spreukeboek amper oor die paronomasieë. Dit is vir die antieke mens meer as wat ons onder spel verstaan. Deur paronomasie word die woord, die spreuk destemeer kraggelaai, des te effektiewer in sy werking. Maar al is dit dan 'n ernstige spel, die spel-element is daar. Die verskillende variasies in spreekwoordelike gesegdes, bv. in Afrikaans en in Nederlands afsonderlik of by aanmekaar ontleende segswyses, lê gedeeltelik wel op dieselfde terrein. Daar sal gewoonlik 'n eerste persoon gewees het wat die variant aangebring het, moontlik uit onverstand, maar heel moontlik ook in speelsheid; verder het die speelse variant dan 'n ewe vaste vorm gekry as die oorspronklike uitdrukking. Daar is tog 'n kostelike variasie in „Aap, wat ben je 'n mooie jongen" vergeleke met „Aap, wat heb je mooie jongen". Die Vrystaatse „van bakpoort na stuurpoort" (17, bl. 125) is 'n ewe grappige variant van „van bakboord naar stuurboord". Die wisseling van „bakbees" en „beesbak" is ewe genietbaar, wat dan ook die logies regte uitdrukking mag wees. „Douvoordag" is, soos Prof. T. H. le Roux (18, bl. 31) tereg opgemerk het, op sigself heeltemal verkeerd; bowedien is dit onverstaanbaar; dis 'n verkorting van „voor dou voor dag" soos uit 17, bl. 151 blyk, en dit is weer 'n variant van wat in die hedendaagse Nederlands gebruiklik is: „voor dag en dauw". „Voor dooimansdeur kom" skyn terug te gaan op 'n Nederlandse „voor een dood mans deur", maar die speling „aan dovemans deur kloppen" wat gebruikliker Nederlands is, kan mens ook geniet. Die Hollander „heeft" somtyds „de duivel in", die Afrikaner het, in uitdrukkingswyse, 'n verdere ontwikkeling deurgemaak en „is" in so'n geval „die duiwel in" (wat Malherbe aldus verklaar: Toe „die duiwel in" toestandbegrip begin word, kon „is" in die plek van „hê" staan).

Die pasgenoemde is 'n staalkaart van gevalle uit allerlei gebiede van die taalkunde en of dit in sy bontheid veel wetenskaplike waarde het, betwyfel ek. Tog het ek die gevoel dat dit die moeite sal loon as sistematies die spel-element in die taal ondersoek sal word. In alle geval sou ek, wat die deur my behandelde probleem betref, my nie graag tot die formele kant van die vraagstuk beperk nie en, soos Driver junior, my tevrede stel met die historiese ontstaan van taalvorme na te gaan. As ek moes kies, sou ek dan liewer die ou verklaringe volg, al is hulle hier en daar effe romanties en al verklaar hulle nie al die gevalle waar die merkwaardige gebruik hom voordoen nie. Daar moet tog verstaanbare redes wees, waarom mense met fyne taalgevoel en bekwame meesterskap oor die taal soos die Ou-Testamentiese digters en profete, so skynbaar willekeurig *Fiens* en *Factum* deurmekaar gebruik en daar

moet ook nawysbare oorsake wees waarom, terwyl die *Waw-Fiens* die verhalende werkwoordsvorm by uitnemendheid geword het in Hebreeus, dit tog telkens afwissel met die *Factum*. En die redelikste oplossing van die probleem lyk my nog steeds te lê in dié lyn wat sy uitgangspunt neem in die fundamentele betekenis van die twee vorme na die blykbaar mees gangbare Hebreeuse taalgebruik en taalgevoel. Uitgaande van die betekenis van die *Fiens* as lewendige beskrywing van die gebeure, wat dus dikwels met ons *Praesens* vertaal kan word, en van die *Factum* as voltooide handeling, en daarby rekening houdende met die onmiskenbare lewendigheid en speelsheid van die Hebreeuse styl, sal mens die beste die besondere van die styl geniet, sal, om met Huizinga te spreek, die vonk van die verbeelding oorspring, wat die kloof tussen bestaan en verstaan oorbrug.

## Genoemde Literatuur.

1. König, F. E.: „Historisch-kritisches Lehrgebäude der hebräischen Sprache." Leipzig, 1881–1897.
2. Robinson, T. H.: „The Genius of Hebrew Grammar." London, 1928.
3. Bergsträsser, G.: „Hebräische Grammatik." Leipzig, 1918.
4. Driver, S. R.: „A Treatise on the use of the Tenses in Hebrew." 3de druk. Oxford, 1892.
5. Böttcher, Fr.: „Ausführliches Lehrbuch der hebräischen Sprache." Leipzig, 1866.
6. Ewald, G. H. A.: „Kritische Grammatik der hebräischen Sprache." 1827. Van 5de tot 8ste druk: „Ausführliches Lehrbuch der hebräischen Sprache des alten Bundes." 1844–1870.
7. Bauer, H.: „Tempora im Semitischen." Beiträge zur Assyriologie, VIII, 1910.
8. Bauer, H., und Pontus Leander: „Historische Grammatik der hebräischen Sprache." Halle a.S., 1922.
9. Driver, G. R.: „Problems of the Hebrew Verbal System." Edinburg, 1936.
10. Gesenius, W., en E. Kautsch: „Hebräische Grammatik." 28ste druk. 1909.
11. Meinhof, C.: „Die Sprachen der Hamiten." Hamburg, 1912.
12. Harris, Z. S.: „A Grammar of the Phoenician Language." New Haven, 1936.

13. Montgomery, J. A., and Z. S. Harris: „The Ras Shamra Mythological Texts." Mem. Am. Phil. Soc., Philadelphia, 1935.

14. Dussaud, R.: „Les Découvertes de Ras Shamra et l'Ancien Testament." Paris, 1937.

15. Thomas, D. W.: „The Language of the Old Testament." In: „Record and Revelation," Essays Members Brit. Ass. Study Old Test., Oxford, 1938.

16. Huizinga, J.: "Homo ludens. Proeve eener bepaling van het spel-element der cultuur." Haarlem, 1938.

17. Malherbe, D. F.: „Afrikaanse spreekwoorde." Bloemfontein, 1924.

18. Toux, T. H. le: „Afrikaanse taalstudies." Pretoria, 1937

N.P.B.. Bfn.